19

# PSALM 19

TT Cloete



Die hemel bly ver - tel hoe God deur sy be-vel



sy han-de-werk ver-rig.



Daar klink van dag tot dag oor God se skeppingsmag



wel - lui - dend 'n be - rig.

TT Cloete 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b

Antjie Krog 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b

X Lied :

1b



**Die nag-te son-der woord sê dit voortdu-rend voort**



**van hein-de en van ver - re.**



**Onhoorbaar,son-der taal sweef helder dié ver - haal**



**tot by die ver - ste ster - re.**

TT Cloete 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b

Antjie Krog 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b




Lied :

2.

Die *son, die* bruidegom,
/ 'n *tent is* daar vir hom,
'n *tentboog*, opgeslaan.
Oos *kom hy* soggens uit
/ en *niemand* sal hom stuit,
want *streng volg* hy sy baan.

2b.

On*eindig* ver en hoog
/ volg *hy die* hemelboog;
niks *bring hom ooit van* stryk nie.
Mens *sien hoe* hy verskyn
/ en *ander*kant verdwyn;
niks *sal sy gloed ont*wyk nie

3.

Vol*maak is* God se wet
/ wat *lewens*wysheid het
vir *wie dit* onderhou.
Wat *God be*veel, maak bly;
/ ons *word daar*deur gelei,
ons *leer om* koers te hou.

TT Cloete 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b
Antjie Krog 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b
X Lied :

**3b.**

**Wat *wysheid* is, gee God**
**/ aan *ons deur* sy gebod;**
**dis *helder en be*troubaar.**
**Goed *is dit* wat Hy eis:**
**/ Ons *moet Hom* diens bewys,**
**stand*houdend onaan*tasbaar.**

4.

Wat *God be*veel, is reg,
/ dit *wys vir* ons die weg,
dit *bring g*eregtigheid.
Soos *goud, so* kosbaar, goed,
/ soos *heuning*, smaaklik, soet
is *hierdie* heerlikheid.





# 4b.

Ons *word deur* U beloon
*/* as *ons U* eer betoon
en *luister na u* eise.
U *wet, Heer*, spreek ons aan,
*/* ons *word daar*deur vermaan,
dit *rig ons lewenswyse.*

TT Cloete 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b

Antjie Krog 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b




Lied :

**5.**

**As *ek u* wet vergeet,**
**/ hoe *sal ek* self kan weet**
**waar *wyk ek* daarvan af?**
**Wys *U die* weg vir my,**
**/ U *wat my* kan bevry;**
**weer*hou my* van u straf.**

19

5b.

As *ek die* kwaad oorweeg
*/* òf *onb*ewus dit pleeg,
wil *U my dit ver*gewe.
Mag *U b*ehae hê
*/* in *wat ek* dink en sê,
my *Rots, my Heil, my* Lewe.

# PSALM 19

19

Antjie Krog













TT Cloete 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b

Antjie Krog 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b




Lied



1b


So sonder stem of woord, so son-der mens-ak-koord,


weerklink die skepping: Eer Hom!


Oor al - le gren - se heen, niks is bestand daar-teen -


deur-straal roep al - les: Prys Hom!




X





2. Hoor, *Hy be*veel die son;
/ Hy *weef 'n* tent vir hom
waar*deur hy* glansend snel.
Ja, *soos 'n* bruidegom
/ wat *uit sy* kamer kom
met *vuur van* God vertel,

**2b. bly *loop die* son sy pad,**
**/ bly *soos 'n* held op pad,**
**ver*kondig hy Gods* ere.**
**Sy *glans het* als oorwin,**
**/ smelt *einde* aan begin -**
**Vir *hom is niks ver*borge.**

3.

U *onder* wysing, Heer,
/ her*stel ons* lewe weer:
U *woorde* is volmaak.
U *wysheid* vul ons hart -
/ nooit *klop dit* weer verward.
U *woorde* is volmaak.





**3b.**

**U *eise* hou ons rein,**
**/ bring *blydskap* wat nooit kwyn.**
**Ons *oë kyk met* insig.**
**Die *buig voor* u gebod**
**/ ver*lig ons* hart, o God -**
**U *voorskrif is reg*verdig.**





4\.

Hoe *kosbaar* bly u woord
/ deur *eeue* onverstoord -
Steeds *duur*samer as goud.
Hoe *innig* sê u woord
/ dat *ek aan* U behoort -
U's *veel meer* werd as goud.





**4b.**

**Geen *heuning* proe so soet,**
**/ geen *erts dra* soveel gloed**
**as *u bevel op* aarde.**
**As *kneg aan* U getrou**
**/ sal *U my* onderhou -**
**deur*drenk met u g*enade.**

TT Cloete 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b

Antjie Krog 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b




Lied :

**5.**

**My *sondes* bring ek nou,**
***/*** **ook *wat on*wetend klou,**
**o *spreek my* daarvan vry!**
**Ek *bid: Laat* my nie dwaal,**
***/ ver*g*eef my* andermaal.**
**Heers *U al*leen oor my!**

**5b.**

**Die *woorde* van my mond,**
**/ my *hart se* diepste grond -**
**Maak *dít aanneemlik*, Redder.**
**Ek *het op* U gebou;**
**/ my *aan U* toevertrou,**
**my *Rots, ja, my B*evryder.**

TT Cloete 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b
Antjie Krog 1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b
X Lied :